SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 06 SEPTEMBER 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE RAE-UITSLAE IS BEKEND GEMAAK

LUISTER MORE 7 SEPTEMBER UIT VIR ZS1820S

en

BHF VIRTUELE WERKSWINKEL OP SATERDAG 12 SEPTEMBER.

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE RAE-UITSLAE IS BEKEND GEMAAK

Noel, ZR6DX het aan SARL Nuus gesê dat die RAE-uitslag brief per e-pos gestuur is aan al die kandidate wat op Saterdag 29 Augustus geskryf het. Hierdie RAE was 'n uitdaging vir alle betrokkenes as gevolg van die pandemie. Die eksamen datums is twee keer uitgestel en spesiale protokolle moes ingestel word om die RAE te laat gebeur. Ons het 209 aansoeke gehad om die RAE te skryf en dit is 'n rekord, maar slegs 178 eksamen nommers is uitgereik. Hiervan het ons 'n paar kansellasies gehad voor die eksamen. Dit het ons by 173 mense gelaat wat verkies het om onder COVID-vlak 2 inperkings voorwaardes te skryf. Hiervan het 49 nie die eksamen sessie bygewoon nie. Daar was 27 eksamen sentrums, terwyl sommige sentrums vir 'n soggens- en middag sessie moes sorg. Dit is gedoen om sosiale afstand te akomodeer en daar moes dus twee vraestelle opgestel word. Elke eksamen sentrum moes streng COVID-protokolle volg. Van die 124 wat geskryf het, het 119 kandidate geslaag.

Ek wil van hierdie geleentheid gebruik maak om my RAE-span van Kelley en Gerhard, ZS6CRS, te bedank vir al hul pogings. Ek wil ook al die dosente bedank vir al die tyd wat hulle bestee het aan die opleiding van kandidate, sommige via aanlyn platforms onder moeilike omstandighede. Baie dankie aan al die toesighouers en HF-beoordelaars vir hul tyd en hulp. Sonder hierdie gewillige mense sou die RAE nie so 'n groot sukses gewees het nie.

Baie geluk aan al die nuwe amateurs en hoop dat jy die stokperdjie nog baie jare sal geniet.

LUISTER MORE 7 SEPTEMBER UIT VIR ZS1820S

Maandag 7 September is die 200ste herdenking van die koms van die 1820 Britse Setlaars. Om dit te herdenk, sal lede van PEARS 'n veldstasie in die ikoniese Donkin-reservaat in Port Elizabeth bedryf met ZS1820S vanaf 04:00 tot ongeveer 09:00 UTC op 80, 40 en 20 m ESB soos toestande bepaal. Die QSL-kaart vir 7 September is afkomstig van 'n "spesiale geleentheid stasie vir 'n spesiale geleentheid!"

DIE SARL NASIONALE VELDDAG OP 12 EN 13 SEPTEMBER

Die tweede skof van die Nasionale Veld dag vind plaas van 10:00 UTC op 12 September tot 10:00 UTC op Sondag 13 September 2020 met foon, GG en digitale aktiwiteite op 160 tot 10 meter. Die uitruiling is die aantal senders, die Velddag-bedryfs klas en jou provinsiale afkorting. Die stuur van 'n RS of RST verslag is opsioneel.

As jy van plan is om deel te neem as Klas A - Veldstasie, Multi-operateur of Klas B - Veldstasie, Multi-operator QRP, moet jy die huidige gesondheids voorskrifte van toepassing na kom. Dien jou logstaat as ADIF of Cabrillo in met 'n opsommings blad of maak gebruik van die MS Excel-logstaat en stuur dit per e-pos na contest@sarl.org.za teen Maandag 21 September 2020. Kry al die inligting op bladsy 37 van die 2020 Blouboek.

DIE 2021 BLOU BOEK

Die werk aan die 2021 Blouboek begin in Oktober, maar die Klubs wat kompetisies hanteer word versoek om na die huidige reëls te kyk en te besluit of veranderinge nodig is of nie. Die reëls vir die digitale kompetisie moet op geknap word en ons is op soek na 'n Klub om hierdie kompetisie aan te bied. Voorstelle vir nuwe kompetisies is ook welkom.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

BHF VIRTUELE WERKSWINKEL OP SATERDAG 12 SEPTEMBER.

Die SARL / AMSAT SA BHF werkswinkel word op Saterdag 12 September van 10:00 tot 13:00 op die BlueJeans-platform gehou. Let op die nuwe datum, 'n week vroeër as wat oorspronklik aangekondig is. Die agenda bevat aanbiedings oor Meteor Strooi, twee nuwe AMSATSA Yagis, 'n multi-modus baken stelsel, 'n nuwe benadering tot geraas monitering en die belangrikheid om die BHF-bande in te sluit.

Leer hoe Yagis ontwerp en gekonstrueer word. Hoe jy Yagis kan stapel en Gary Immelman, ZS6YI sal die ontwerp van die twee nuwe enkel band AMSAT SA vir 2 en 70 cm deel. Die registrasie fooi is R20 vir SARL- en AMSATSA-lede en R50 vir nie-lede. Studente kan gratis registreer met hul studente nommer of skool besonderhede. Die registrasie vorm is beskikbaar op die SARL- en AMSAT-tuis bladsye. Om met 'n krediet kaart te betaal, gaan na www.amsatsa.org.za. Verhoog jou Amateur Radio-ervaring hierdie Saterdag. Registreer vandag nog!

AMSAT SA RUIMTE SIMPOSIUM REFERATE OP DIE WEB BLAD

Die eerste referate wat tydens die AMSAT SA Ruimte Simposium aangebied was, kan op www.amsatsa.org.za afgelaai word. 'n Klank opname deur Tom van den Bon sowel as sy PowerPoint-aanbieding oor SATNOGS is nou ook beskikbaar om af te laai.

DIE 2020 IARU STREEK 1 VIRTUELE ALGEMENE KONFERENSIE

Die IARU Streek 1 Virtuele Algemene Konferensie sal van 11 tot 16 Oktober plaasvind en die Referate vir die konferensie is beskikbaar by https://r1papers.wordpress.com/. Die Referate is vir Komitee 3 - Administrasie; Komitee 4 - die permanente HF-komitee; Komitee 5 - die permanente BHF, UHF en Mikrogolf komitee en Komitee 7 - die EMC-komitee. Het jy na die Referate gekyk?

TWEE KOMPETISIES OP 19 EN 20 SEPTEMBER

Oor die naweek van 19 en 20 September kan jy tussen twee kompetisies kies. Die Afrika Alle Modusse Internasionale DX-kompetisie sowel as die tweede deel van die SARL BHF/UHF Digitale kompetisie is op die lug. Blaai na bladsy 16 en 50 in die 2020 Blouboek vir al die inligting.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar nie sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en sonsondergang DX openinge op die 20, 30 en 40 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

7 September – Settlers Dag - die 1820 Settlers arriveer 200 jaar gelede en werk ZS1820S

12 September – die SARL/AMSATSA BHF Werkswinkel

12 en 13 September – die SARL Nasionale Veld Dag

15 September – die Highway ARK Klub Vergadering

16 September – die SARL 80 m Woensdag Klub Kompetisie

19 September – die Europese SOTA Dag

19 and 20 September – die SARL BHF/UHF Digitale Kompetisie en die Alle Afrika DX Kompetisie

24 September – die ZS SOTA Dag op Erfenisdag en Nasionale Braai Dag

26 September – die Kaapstad ARS vergadering

26 and 27 September – die CQ WW RTD Kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Maandag 7 September is die 200ste herdenking van die koms van die 1820 Britse Setlaars. Om dit te herdenk, sal lede van PEARS ’n veldstasie in die ikoniese Donkin-reservaat in Port Elizabeth bedryf met ZS1820S vanaf 04:00 tot ongeveer 09:00 UTC op 80, 40 en 20 m ESB soos toestande bepaal. Die QSL-kaart vir 7 September is afkomstig van ’n ”spesiale geleentheid stasie vir ’n spesiale geleentheid!”

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Andy Cairns ZS6ADY, geredigeer deur Viv Dold ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.